SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 21 OKTOBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika hier, met die weeklikse nusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

NOMINASIES INGEWAG VIR RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

SARL INTEGNETTE KOM TERUG

WEEKTOEGANG VIR ITU TELEKOM AFRIKA 2001-10-20

SARL ONTMOET OKOSA UITVOERENDE KOMITEE

N NUWE BEDREIGING VIR AMATEURRADIOSPEKTRUM STEEK SY KOP UIT

VOORTPLANTINGSVERSLAG

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

NOMINASIES INGEWAG VIR RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

Nominasies word van klubs en indiwiduele amateurs ingewag vir die Radioamateur van die Jaar toekennings. Die toekennings word deur Siemens en die Suid-Afrikaanse Amateurradio Ontwikkelingstrust geborg en word in twee kategorieë toegeken nl. Radioamateur van die Jaar en Jong Radioamateur van die Jaar. Die eerste is 'n oop kategorie terwyl die tweede beperk is tot persone onder die ouderdom van 25 jaar. Elke ontvanger sal R1000 sowel as 'n sertifikaat ontvang.

Die toekennings word gemaak ter erkenning vir 'n belangrike bydrae gemaak aan amateurradio en nie vir persoonlike prestasies soos vir DXCC of bedryfstoekennings nie. Die bydrae tot amateurradio moet op 'n tegniese of promosievlak wees.

Verlede jaar is die Radioamateur van die Jaar toekenning gedeel deur Peter Hers, ZS6PHD, vir sy voortdurende innovasie aan die SARL se webwerf en Chris Gryffenberg, ZS6COG, vir sy werk onder die jongelinge aan die Oosrand. Peter Black, ZR5DWC, het die Jong Radioamateur van die Jaar toekenning ontvang vir sy promosiepogings onder die jongmense en tegniese innovasie soos APRS.

Nominasievorms is beskikbaar op die SARL se webwerf of kan aangevra word deur e-pos te stuur aan armi@intekom.co.za of 'n faks aan 012 991 5651. Die sluitingsdatum vir nominasies is 15 November.

SARL INTEGNETTE KOM TERUG

INTEGNET sal vanaf November terug wees. Dit volg op 'n borgskap van Telkom wat die koste sal dra van die koppelings tussen die verskeie toegangspunte en die sprekers. Sentech het ingestem om voort te gaan met die 3215 kHz uitsending. Besonderhede van die eerste Integnet van die nuwe reeks sal volgende week aangekondig word.

Die borgskappe deur beide Telkom en Sentech verseker ook dat Amateur Radio Mirror International se uitsendings op 3215 kHz Maandagaande en 9750 en 21560 kHz Sondagoggende sal voortgaan. Die SARL gee erkenning aan Telkom en Sentech vir hul voortgaande ondersteuning aan die amateurradiodiens.

WEEKTOEGANG VIR ITU TELEKOM AFRIKA 2001-10-20

Die SARL het 'n beperkte aantal toegangskaartjies beskikbaar vir die ITU Telekom Afrika uitstalling by Gallagher Estate. Kaartjies kan daagliks tussen 09:00 en 13:00 by die Nasionale Amateurradiosentrum afgehaal word of 'n selfgeadresseerde koevert met posseël kan gestuur word aan SARL, Posbus 1721, STRUBENSVALLEI, 1735. Kaartjies kan ook verkry word deur op die web by www.itu.int/africa2001 te registreer. Registrasie voor 10 November is gratis.

SARL ONTMOET OKOSA UITVOERENDE KOMITEE

Vrydag het 'n drieman SARL afvaardiging die OKOSA Uitvoerende Komitee ontmoet en 'n voorlegging gemaak oor die waarde wat amateurradio as 'n nasionale bron aan die land bydra. "Die ontmoeting was baie waardevol", het SARL President Hans Potgieter gesê. " n Aantal inisiatiewe is bespreek wat opvolging met verskeie groepe binne OKOSA sal vereis. OKOSA se regsverteenwoordiger het bevestig dat die wysigings aan die regulasies by die Minister is vir ondertekening en dat die saak tydens die weeklikse OKOSA/DOK skakelvergadering geopper is met 'n versoek dat die dringendheid daarvan onder die minister se aandag gebring word", het hy gesê.

RAE DONDERDAG

Die SARL wens die 138 kandidate voorspoed toe met die RAE eerskomende Donderdagaand.

Kandidate word daaraan herinner dat hulle vooraf moet seker maak van die ligging van die lokaal waar die eksamen afgeneem word. Die eksamen begin stiptelik om 19:00. Kandidate word aangeraai om teen 18:30 reeds aan te meld.

Elke kandidaat moet sy/haar eksamennommer, ID Dokument, inkpen saambring. Nie-programmeerbare sakrekenaars word toegelaat.

Elke kandidaat moet ook onthou om 'n volledig voltooide lisensieaansoekvorm tydens die eksamen in te handig.

ANTENNAS EN DIE WET

Bespreek nou jou sitplek vir die lesing oor Antennas en die Wet wat deur Tim Ellam, VE6SH, een van die IARU-deskundiges, op Woensdag 14 November om 18:30 vir 19:00 by die NARS aangebied sal word.

Doen besprekings deur e-pos te stuur aan: armi@intekom.co.za of per faks aan: 012 991-5651. Dit sal die organiseerders help met die reëlings en bediening van ligte verversings. Hierdie SARL- gebeurtenis word gratis aangebied.

’N NUWE BEDREIGING VIR AMATEURRADIOSPEKTRUM STEEK SY KOP UIT

In Amerika stel die FCC wysigings voor in sy Deel 15 reëls betreffende ongelisensieërde toestelle wat die bedryf van gevorderde RF identifikasietoestelle tussen 425 2n 435 MHz sal toelaat. Deur saam te gaan met ’n versoek van SAVI Tegnologie Ing, vroeër vanjaar en wat hewig deur die ARRL teengestaan is, het die FCC die verhoog opgestel vir nog ’n stryd tussen amateur en kommersiële belange.

Die ARRL het in sy vroeëre kommentaar daarop gewys dat die Kommunikasiewet van 1934 (interessant!) nie magtiging het om ongelisensieërde toestelle toe te laat wat substansiële steuringspotensiaal het nie. “Sulke toestelle moet gelisensieërd wees”, is die ARRL se gevolgtrekking. Ongelisensieerde Deel 15 toestelle mag nie gelisensieërde toestelle steur nie en moet steurings ontvang van gelisensieërde dienste verdra.

MICHIGAN SKOOL LEERLINGE MAAK “GROOT” KONTAK MET IRS

Leerlinge van die The Holy Spirit Skool in Grand Rapids, Michigan het onlangs vrae gestel aan Frank Culbertson, KD5OPQ, die leier van die Internasionale Ruimtestasiespan oor ’n verskeidenheid van onderwerpe. Die amateurradiokontak is gereël deur die program vir Amateurradio op die Internasionale Ruimtestasie.

’n Direkte kontak was nie moontlik nie en na ’n aantal onsuksesvolle probeerslae is die kontak uiteindelik dmv ’n WorldCom telefoonkoppeling met Gerald Klatzko, ZS6BTD, in Suid- Afrika bewerkstellig. Welgedaan en baie dankie Gerald!

MINI-INDABA

Klubs word daaraan herinner om datums wat hulle sal pas vir die hou van ’n mini-indaba spoedig aan Hans Potgieter, ZS6ALJ per faks of e-pos te stuur.

HULP MET RADIO ZS GEVRA

Die redakteur van Radio ZS het hulp nodig met die produksie van die SARL se lyfblad.

Die eerste behoefte is aan ’n sirkulasiebestuurder. Van hierdie vrywilliger sal verwag word om die eksemplare by die drukker af te haal, te sorg dat daar

adresetikette gedruk word, die etikette te laat kontroleer, die koeverte te laat vul en die gevulde koeverte te laat pos.

Die SARL het reeds stelsels en vrywilligers om al hierdie take te verrig; wat benodig word is 'n persoon wat die take kan koördineer en kan toesig hou hieroor.

Die tweede behoefte is aan 'n advertensiebestuurder. Van hierdie persoon of persone sal verwag word om advertensies te werf vir plasing in Radio ZS. Advertensies is uiters belangrik om die koste van Radio ZS onder beheer te hou en is ook 'n bron van inligting aan lesers.

Indien u dalk hiermee kan help, kom asseblief in aanraking met Fritz Sutherland by (012) 997 1114 of 083 304 0028, of stuur 'n e posboodskap aan zs6asf@icon.co.za. Al hierdie nommers en die e- posadres verskyn ook op bls 1 van Radio ZS.

KLUBNUUS

WESRAND RADIOAMATEURKLUB KATTEBAKVERKOPING

Die Wesrand Radioamateurklub hou 'n kattebakverkoping op Saterdag 27 Oktober 2001 by die klubhuis in Krotonlaan, Welteveredenpark. Neem kennis die hekke open om 12:00 sodat diegene wat Saterdagoggende werk ook die verkoping kan bywoon. Dit geld ook vir verkopers. Vir meer inligting skakel Bill van Zyl by 011 726- 6807.

RUSTENBURG AMATEURRADIOKLUB AJV

Die Rustenburg Amateurradioklub hou hul AJV op 27 Oktober te Protea Park Laerskool om 15:00.

Na afloop van die vergadering sal soos altyd lekker gekuier word. Die wat belangstel om dit by te woon word versoek om asseblief te bespreek aangesien die klub die eetgoed voorsien en moet weet hoeveel mense om voor reg te maak. Hulle vra egter weer dat hulle dames asseblief 'n slaai sal saambring.

Bring ook u eie RF saam.

Om u plek te bespreek, kontak asseblief Ok Hans, ZS6ALJ, by 082 441 9117 of vir Ok Erik, ZS6AWS, by 082 899 9671.

CENTURION AMATEURRADIOKLUB VLOOIMARK

Centurion Amateurradioklub bied op 1 Desember vanaf 09:00 'n vlooimark aan by hul klubhuis op die hoek van Duncan- en Prospectstrate.

Eetgoed, koeldrank ens sal beskikbaar wees.

Almal is baie welkom.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Ean Retief, ZS1PR, rapporteer as volg:

Die afgelope week is gekenmerk deur stygende sonvloed en 'n stil geomagnetiese veld. Toestande was baie goed en rapporte van puik DX, veral rondom sonop is ontvang.

Vrydag die 19e het 'n klomp sonfakkels voorgekom. Die eerste was 'n X1.6 wat net na drie-uur die oggend waargeneem is. Die LASCO- instrument op die SOHO ruimtetuig het ook 'n "stralekrans" koronamassauitwerping waargeneem.

'n Stralekransuitwerping beteken dat die uitgeworpe massa feitlik lynreg met die aarde is en dat 'n impak feitlik doodseker is.

Hierdie effek word vandag verwag. Geomagnetiese toestande behoort ongestadig tot aktief te wees en van tyd tot tyd mag dit selfs klein stormtoestande bereik. Hoewel voortplanting by tye swakker mag word behoort dit nie te sleg te wees nie. Roetes deur die poolstreke sal sekerlik erg geaffekteer word.

Na die eerste sonfakkel van Vrydagoggend, het drie M-klas sonfakkels deur die dag voorgekom en laastens 'n X1,6 teen sonsonder om die dag af te rond.

Dit word egter verwag dat toestande redelik vinnig sal herstel en dat voortplanting van môre af weer feitlik normaal sal wees.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 3750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George ZS6NE en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex